# Ds. HENDRIK WILLEM BALLOT

## 'n Tipering van sy bediening in die Ned. Geref. Kerk in Suid-Afrika

## 1797-1814

G. F. Basson

# Ds. HENDRIK WILLEM BALLOT

ŉ Tipering van sy bediening in die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid - Afrika 1797 - 1814.

deur

Gabriël Francois Basson

Skripsie voorgelê ter vervulling van ŉ deel van die vereistes vir die Lisensiaat in Teologie aan die Teologiese Fakulteit Universiteit van Stellenbosch.

1979

Promotor: Prof. E. Brown

Departement Ekklesiologie



Hendrik Willem Ballot 1767 - 1814

Gedenkboek Tulbagh -

Oberholzer, J A S

**INHOUDSOPGAWE**

## Hoofstuk 1 Wesfale tot Afrika

Hendrik Willem[1] Ballot is in 1767 in Iserlohn, graafskap Mark, Wesfale, omtrent 22 km ten noorde van Dortmund gebore[2]. Sy vader was Johan Stephan Simeon Ballot en sy moeder was Maria Anna Visser[3]. Skynbaar was J.S.S. ŉ handelaar[4].

Sy broer, Christophorus Henricus Didericus wat 26 jaar te vore ook in Iserlohn gebore is, is op 2 Maart 1766 as leraar te Otterloo, sy eerste gemeente, bevestig. Na ŉ bediening van 31 jaar is hy op 20 Augustus 1797[5] oorlede.

Hendrik ontvang sy skoolopleiding te Bodengraven, Nederland, ongeveer die jare 1776 - 1782[6]. Volgens Immelman studeer hy na skool eers in Duitsland[7]. ( Is dit foutiewe inligting wat hy by Lichtenstein kry? Tensy Lichtenstein Nederland bedoel.)

Op 8 September 1785 skryf hy by die Universiteit van Leiden

---

1. In van sy boeke is sy naam Heinrich Wilhelm. Omdat die name van sy ouers en sy broer op die Nederlandse wyse geskryf word en hyself in S.A. as Hendrik Willem bekend staan, noem ek hom deurgaans so. Dit kan wel wees dat sy doopname Heinrich Wilhelm was.
2. De Villiers, Geslagregister, 19.
3. Dies.
4. In ŉ inskripsie in die boek Gnaden Wahl der Kinder Gottes van Laurentius Klimpkium noem hy sy vader mercator.
5. De Bie en Loosjes, Biographisch Woordenboek, 300.
6. Volgens Immelman, asook datums en inskrywings in sommige van sy boeke.
7. Biografiese Woordeboek, 49.

in as teologiese student[1]. In September 1787 voltooi hy sy studies aan die Staten - Collegie daar[2]. Die meeste van die predikante wat deur die V.O.C. uitgestuur is, het op kompanjie - koste aan die Staten - Collegie studeer.

In oct. 1787 he obtained leave to go to Batavia as a clergy - man...[3].Dit is onbekend wat hy in die twee jaar tussen 1787 en 1790 gedoen het. ...op 1 Julie 1790 is hy te Middelburg voor die Klassis Walcheren praeparatoir geëksamineer en het met lof geslaag. Nadat hy as predikant na Indië beroep is, is hy op 2 September van dieselfde jaar voor dieselfde Klassis peremtoir geëksamineer en daarna met die handoplegging ge - orden[4]. Saam met hom vertrek sy vrou Hermingonda ( Hermijn - gonda )[5] van Lil.

In Oos - Indië was hy predikant te Malakka ( Java)[6]. Gedurende 1797 keer hy; sy vrou en hulle jong dogter, Henrietta Johanna[7] terug uit die Ooste. In Augustus doen hulle aan by die Kaap en ds. Hendrik Ballot versoek die Engelse Bevelhebber om hier aan te bly. In August 1797 the reverend Hendrik Willem Ballot , recently minister at Malacca, arrived in

---

1. Engelbrecht, Kaapse predikante van die 17$^{e}$ en 18$^{e}$ eeu, 98.
2. Boëseken, SESA,31.
   Sien ook Kerkraadsnotule, Tulbagh, 25 Junie 1803.
3. Dies.
4. Engelbrecht, a.w., 98.
5. De Villiers, Hermingonda.
   Engelbrecht, Hermijngonda.
6. Immelman, TWK, 82.
7. De Villiers, a.w., 19.

South Africa in a Danish[1] ship from the East Indies, and as he expressed a wish to be employed here, he was shortly after sent to Roodezand...[2]

So het Hendrik Willem Ballot van Iserlohn dan by die Kaap uitgekom. Van sy bediening in die Ooste was ons nie instaat om iets uit te vind nie[3]. In die volgende bladsye sal ons egter sy loopbaan in Suid - Afrika beskou.

---

1. Gedurende Aug. 1797 het net twee Deense skepe die Kaap aangedoen: Die Bornholm vanaf Tranquebar op 4 Aug. en die Sealand vanaf Batavia op 5 Aug. Theal, Records 11, 219.
2. Theal, History of South Africa 1795 - 1872, 41.
3. Dit sou buitelandse navorsing vereis.

## Hoofstuk 2 Augustus 1797 - Februarie 1798

Na sy aankoms in die Kaap het ds. Ballot nie dadelik 'n vaste gemeente gekry nie. Sy eerste kennismaking met 'n Suid - Afrikaanse gemeente buite die Kaap was toe hy gedurende Oktober tot Desember 1797[1] vir tien weke die plaasvervanger van ds. M.C.Vos te Roodezand ( Waveren )[2] word.

Ds. Vos was met sy terugkeer van die binneland nie baie tevrede met die toestand waarin hy die gemeente gekry het nie. Hy betreur dit dat hy 'n plaasvervanger gekry het. O hadde ik liever mijnen voorlezer gelast, gedurende mijne afwezigheid, iederen rustdag, eene predikatie uit een of ander goed boek mijne gemeente voor te lezen![3] Hy gaan selfs verder: Van deze reis op het Roodezand terugzijnde, vernam ik spoedig, selfs aan de uitwendige vertooning, bijzonder van de jonge lieden, dat er een wolf onder de kudde geweest was, en aan dezelve een aantal gevaarlijke wonden had toegebragt. De staande gebleven kwamen mij in menigte hunne blijdschap over mijne terugkomst te kennen geven, en dankten God, zelfs in mijne tegenwoordigheid, daarvoor:verhalende sommigen met tranen, wat er al gedurende mijne afwezigheid in de gemeente gebeurd was[4].

---

1. Kerkraadsnotule, Tulbagh, 4 Januarie 1798.
2. Spoelstra 11, 492.
   Theal, a.w., 41.
3. Vos, Merkwaardig Verhaal, 120.
4. Dies., 122.

Moorrees is van mening dat Ballot n minder strenge lewens - beskouing gehuldig het[1] as die mense van Roodezand. Moorrees kom tot die gevolgtrekking dat Ballot dislojaal teenoor Vos was[2]. Die vraag is of hy dit nie sy plig geag het om hulle te waarsku teen n neiging tot sieklike vroomheid nie?

Volgens die Kerkraadsnotule van Roodezand het Ballot die eredienste getrou waargeneem terwyl ds. Vos weg was. Hy is hiervoor met dankzegging de zom van 100 rijksd. ter hand gestel[3].

---

1. Moorrees, Die Ned. Geref. Kerk in Suid - Afrika, 122.
2. Dies.
3. Kerkraadsnotule Tulbagh, 4 Januarie 1798, Art.3.

## Hoofstuk 3 Graaff - Reinet 1798 - 1800

### 3.1 Polities

In Februarie 1798 is ds. Ballot aangestel as leraar van Graaff - Reinet[1]. Sy voorganger, ds. J.H. von Manger, is in 1796 daar weg as gevolg van die politieke woelinge in die gemeente. Kort nadat die Graaff - Reinetters hulle in 1795 onafhanklik van die Kompanjie verklaar het, is die Kaap deur die Engelse oorgeneem. As gevolg van sy lojaliteit aan die Britse Regering het Von Manger en die gemeente oorhoops geraak en is hy daar weg. In die twee jaar na sy vertrek het die onrustigheid steeds voortgeduur. Theal stel dit so: The people of the country districts were not disposed to acknowledge the new authorities. En verder: Under these circumstances every possible effort to soothe the colonists was made by the English commanders[2].

In ṉ brief aan Henry Dundas, gedateer 21 April 1796 stel gen. Craig die saak so: The people of Grafe Reynet are at present in open insurrection against His Majesty's Government, or to speak more properly, against any Government except what they have themselves formed,...[3]

In September van dieselfde jaar, stuur hy majoor King met ṉ troepemag na Graaff - Reinet. Nie om hulle te gaan straf nie,

---

1. Theal, a.w., 4.

2. Dies., 1.

3. Theal, Records 1, 368.

maar to convince them of the practicability of our reaching them.[1]

Teen November toon die Graaff - Reinetters hulle gewilligheid om hulle aan die Britse gesag te onderwerp hoewel hulle eers sekere eise stel.[2] Lord Macartney, wat intussen Goewerneur geword het, skryf op 13 Oktober 1797 aan Henry Dundas ŉ brief waarin hy, baie ingenome met homself, verklaar: I am also happy to be able, at the same time to inform you that in consequence of the measures which I mentioned to you in my dispatch of 10th July that I had adopted, the Inhabitants of the district of Graaff - Reinet had returned to a proper sense of their duty and submitted to the authority of Government.[3]

Dit was die politieke klimaat aan die oosgrens. Maar hoe het Graaff - Reinet werklik gelyk toe die weleerwaarde heer, ds. H.W.Ballot, in 1798 daar aangekom het?

3.2 Beskrywing van die Drostdy Village[4]

Volgens lord Macartney was dit ŉ onbeduidende gehuggie, bestaande uit twaalf of dertien huise met ŉ plaashuis wat as

---

1. Theal, Records 1, 453.
2. Dies., 483 en 484.
3. Theal, Records 11, 187.
4. Macartney, The Cape of Good Hope 1798.

kerk gedien het. Die kerk wat Von Manger begin bou het, het half voltooid gestaan[1] as gevolg van 'n tekort aan fondse. Daar was ook nie 'n pastorie nie. Die woonhuise van die Landdros en die Sekretaris was bouvallig en die gevangenis was in so 'n toestand dat de Gevangene zonder veele moeite daaruit kunnen Schappeeren.[2]

Toe De Mist in 1803 op sy rondreis Graaff - Reinet aangedoen het, het sake nog nie veel verbeter nie: The deplorable state of the public buildings very soon attracted his notice and determined him to take immediate steps for having decent and efficient ones erected.[3] Op dieselfde reis skryf Lichtenstein The Village of Graaff - Reynett lies in a desert, naked and arid country, almost entirely enclosed by mountains, for which reason in the summer months the heat is almost insupportable.[4] Hy noem ook dat daar leeus in die omgewing was.

Die landdrosdistrik van Graaff - Reinet het 'n area van meer as 76,800 vierkante kilometer beslaan.[5] In hierdie yslike gebied was daar in 1798, volgens lord Macartney, 700 gesinne

---

1. Macartney, a.w.
2. 1 / GR 10 / 40 Brief aan die Kollegie van Heemraden 31/2/
3. Cory, The Rise of South Africa, 137.
4. Lichtenstein, Vol. 1, 380.
5. Theal, a.w., 48.

(4,126 mense ) met 964 slawe.[1]

Dit was Ballot se hele gemeente. Die enigste ander staats - amptenare was die landdros, die sekretaris, 'n bode en twaalf dragonders.[2]

3.3 <u>Ds. Ballot se bediening</u>

Dit is nie seker presies wanneer ds. Ballot op Graaff- Reinet aangekom het nie. Volgens Boëseken het hy reeds op 8 Februarie 1798 sy intreepreek gelewer.[3] Die Kerkraadsresolusieboek begin egter eers op 8 Julie 1798. Volgens die inhoud, wil dit voorkom asof dit die eerste kerkraadsvergadering is wat hy gehou het.

<u>Naar aanroeping van's Heeren heiligen Naam, hield de predicant H.W.Ballot eene aanspraak aan de Eerwaarde Broeders ouderlingen en diaconen van de Graaff Reynetsche gemeente, en maakte Hun Eerws. zijne wettige aanstelling als leraar in dezelve gemeente bekend</u>.[4] Engelbrecht[5] en Immelman[6] beskou dit dan dat sy dienstyd op Graaff - Reinet op 8 Julie 1798 begin het.

Theal[7] en Dreyer[8] sê dat ds. Ballot as permanente leraar

---

1. Macartney, <u>a.w.</u>
2. Theal, <u>a.w.</u>, 48.
3. Boëseken, <u>a.w.</u>, 31.
4. <u>Resolusieboek Graaff - Reinet</u>, 1, 8 Julie 1798.
5. Engelbrecht, <u>a.w.</u>, 98.
6. Immelman, Ballot, <u>Biografiese Woordeboek</u>, 49.
7. Theal, <u>a.w.</u>, 41.
8. Dreyer, <u>Huisgenoot, 15 Februarie 1924</u>, 14.

aangestel is. Dit blyk ook uit die aangehaalde notule. Uit ŉ brief van lord Macartney, gedateer 14 Februarie 1798, blyk dit egter dat sy aanstelling voorwaardelik was: But I have made the said appointment only for two years. Mr Ballot being directed to return at that period if the inhabitants do not in the meantime show their zeal and attachment to religious duties by providing a Church and parsonage house.[1]

Het Ballot dit doelbewus verswyg of is die notule maar net nie volledig nie? Hierop sal later teruggekom word.

3.3.1 Kerkbou

Omdat daar nie ŉ pastorie is nie, word daar ŉ toelaag van 15 riksdaalders toegestaan vir huishuur.[2] Op die volgende ver - gadering, gehou op 16 Julie 1798, word besluit om voort te gaan met die opbou van die half voltooide kerk. Die gebou wat intussen as kerk dien, sou ook opgeknap word.

As gevolg van ŉ tekort aan fondse het die kerkbouprojek oor sy hele dienstyd gestrek. Die gemeente was traag om die by - draes wat hulle reeds gedurende die bediening van ds. Von Manger beloof het, te gee. By die aankoms van ds. Ballot was daar slegs 200 riksdaalders in die kerkkas. Deur ŉ tweede

---

1. Aangehaal deur K.Hamman, Indentifikasie van Eerste Kerk - gebou van Graaff - Reinet, 1.
2. Resolusieboek Graaff - Reinet, 8 Julie 1798.

oproep tot die gemeente en met die samewerking van die land - dros is daar weer 'n poging tot fondsinsameling aangewend. Op 19 Augustus 1798 wierd besloten om aan't Collegie van Heem - raden het verzoek te doen van aan alle wagtmeesters aante - schryven om indien er in hunne bijzonderen Districten iemand komt te overlijden den volgens de algemene wet van alle buite- kerken de Kerk geregtigheden bedr. Rds. 3 in te vorderen.[1] Henning beweer dat hierdie kerkgeregtighede geïn is vir die kerkboufonds.[2] Op 'n kerkraadsvergadering, gehou op 10 Sep - tember 1798, word besluit dat gemeentelede wat op weeksdae kinders ten doop bring 'n fooi van 3 riksdaalders te laat betaal. Was dit om die gemeente te ontmoedig of was dit ook vir die kerkboufonds? Die kerk is uiteindelik op 28 September 1800 ingebruikgeneem, alhoewel daar toe nog afrondingswerk gedoen moes word.

3.3.2 Huisbesoek

Dat ds. Ballot huisbesoek in die distrik gedoen het, blyk uit die kerkraadsnotules van die vergaderings gehou op 10 September 1798 en 22 Maart 1799. Op albei vergaderings maak hy bekend dat hy op huisbesoek gaan na Bruintjieshoogte ( omgewing van die huidige Somerset - Oos ). In 'n brief van veldwagmeester Van Rooyen aan die landdros, gedateer 30 November 1798, kry ons die volgende naskrif: Ik doe mijn Heer ook met dezen verwittigen dat mijn Vrouw van een Jonge dogter bevallen is en als alles wel is zo ben van meening in die maand Maart op

---

1. Resolusieboek Graaff - Reinet, 19 Augustus 1798.
2. Henning, Graaff - Reinet, 92.

Graaf - Rynet te zijn om mijn Kind te doopen als de Predicant mogte te huys zijn.[1]

Die tug is ook in ten minste twee gevalle toegepas. Die Nag - maal is gereeld bedien.

3.4 Woelinge onder die Burgers van Graaff - Reinet

Die jaar 1798 het, afgesien van die Boesmans wat die Boere baie lasgegee het, taamlik rustig verloop. Op 22 November het daar egter in die Kasteel ᵑn brand uitgebreek.[2] Berigte hier - van het Graaff - Reinet bereik. Die berigte het gelui dat die Britse magte baie verswak is en dat hulle voorrade vernietig is. ᵑn Sekere Edeman het die valse berigte na Bruintjieshoogte gestuur.[3] Dit het weer die ou onafhanklikheidsgees in Graaff - Reinet laat opvlam en planne is beraam.

Die vonk in die kruitvat was gebeure wat plaasgevind het in Januarie 1799. Kommandant A. van Jaarsveld is op 17 Januarie gearresteer vir vervalsing. Hy het ᵑn kwitansie se datum ver - vals om die rente op skuld aan die weesheer minder te maak. Alhoewel ds. Ballot in die kerk afgekondig het dat die rede vir Van Jaarsveld se arrestasie vervalsing was en niks te make het met die vorige avonture van 1795 nie is dit klaar - blyklik nie geglo nie. Op 21 Januarie, terwyl Van Jaarsveld onder geleide van dragonders op pad Kaap toe was, is hy deur Marthinus Prinsloo en ᵑn gewapende mag ontset.

---

1. 1 / GR 12 / 1 , 236.
2. Theal, Records 11, 295.
3. Theal, a.w., 50.

Hierdie gebeurtenis sou verreikende invloed hê op Ballot se bediening. In 'n brief aan die fiskaal[1] in Kaapstad rapporteer hy die gebeure as volg: Sir and Esteemed Friend Since my last of the 18th Inst. a desperate singular accident has happened here, which has occasioned several "Vuijle Broekke ( bad ) Consequences, to wit the 16th Van Jaarsveld, only for having done the petty act of forging the Date of the Year, was apprehended here being very well treated by the Landdrost.. and altho Israel has returned everyone to his Tent, everything is not yet settled - and without the arrival of more Troops I am undoubtedly apprehensive of a Second Tumult more dangerous than the first...

Na die vrysetting van Van Jaarsveld, het Marthinus Prinsloo en sy manne naby die Drostdy kamp opgeslaan. Ander burgers van Swartkopsrivier ( Uitenhage ) en die Suurveld het hulle by hom aangesluit. Op navraag van landdros Bresler het hulle gesê dat hulle 'n gewapende saamtrek hou omdat hulle vrees dat hulle ook gearresteer sal word soos Van Jaarsveld.

Boere uit die Sneeuwberg het verklaar dat hulle hulle aan die regering se kant skaar en dit het die planne ietwat verander. Dertig man is gelos om die Drostdy dop te hou terwyl die ander vertrek. Op 28 Januarie het hulle egter op die plaas van Prinsloo bymekaargekom waar Coenraad de Buys en Jan Botha by hulle aangesluit het.

---

1. Afskrif in Engels. BO 68, 128 - 129.

Hierna is briewe in die distrik rondgestuur om die mense op te roep om op 12 Februarie gewapend na die Drostdy te kom. Die burgers het hierop nie gunstig ( vir Buys ) reageer nie. Kommandante H. van Rensburg en Thomas Dreyer het gesê hulle skaar hulle by die regering. Daar was toe geen vergadering nie.

Omtrent honderd man het op 17 Februarie op die plaas van Barend Burger byeengekom. The reverend Ballot was there, and tried to persuade them to return to their homes, but they did not seem disposed to listen to his advice.[1] Hulle het wel uitmekaargegaan, maar was van plan om weer bymekaar te kom by Koega. Moontlik om troepe wat in Algoabaai kon aankom, te stuit. Op die 20ste Februarie 1799 het die dertig man wat die Drostdy bewaak het die dorp binnegekom en met geweld gedreig.

Mr Bresler and the heemraden were compelled through fear of their lives, to write and forward to the Government a letter asking favour for Du Buis and altogether misrepresenting matters.[2] The reverend Mr Ballot, however, at length per - suaded the insurgents to retire quietly.

Op 24 Februarie 1799 skryf Ballot die volgende brief aan die fiskaal: If no Troops arrive most speedily then the distur - bances here grow worse and worse every day: last week there were again here one hundred and fifty men from the Zuurveld and Zwartkoprivier, having Coenraad Buys at their head ( so

---

1. Theal, a.w., 53.

2. Dies., 54.

as it was called ), but it was properly the man who has to deal with you, namely Van Jaarsveld whose true purpose was to convey the Landdrost to the Caffer Country...I here only add my request, if there is any possibility, to grant to Buys his pardon. This is a man who really does not design any ill... for he has conducted himself in every respect composedly...I heartily wish and desire to be from here, for I am here very much against my will. Do you my dear Friend, your best en - deavours that I may come nearer to the Cape, and thet I may at least live quietly among my friends else I grow deadly melancholic.[1]

In hierdie brief stuur hy groete aan mejj. Van Lier en Roussouw. Uit bogenoemde korrespondensie lyk dit asof dinge aan die voorpos vir hom te veel geword het. Op 7 Maart 1799 skryf maj.-gen. Dundas aan gen. Vandeleur dat hy hierdie brief van Ballot asook 'n brief van Bresler ontvang het which last two are written under evident constraint.[2]

Dit wil dus voorkom asof Theal die regte gevolgtrekking ge - maak het. Volgens hom was die burgers in die oostelike deel van Swellendam in strong sympathy with the insurgents of Graaff - Reinet.[3]

Gen. Vandeleur bereik op 19 Maart 1799 die Drostdy op Graaff - Reinet. Hier het 53 boere van die Sneeuwberg by hom aangesluit.

---

1. BC 68 , 106 - 108.

2. Theal, Records 11, 381.

3. Theal, a.w., 54.

Die opstandelinge het geen weerstand gebied nie. A. van Jaarsveld en sy seun Zacharias is op 28 Maart inhegtenisgeneem en op 6 April 1799 het Marthinus Prinsloo en 112 man die wapens kom neerlê. Twintig mans is gevange geneem en na die Kasteel in die Kaap gestuur. Ander het na "Kaffirland" gevlug, onder andere Coenraad de Buys en Jan Botha. Daar is 'n prys van £200 op hulle koppe geplaas.(1

Op 10 Julie 1799 skryf Ballot die volgende brief aan De Buys: Op mijn Brief van den 10 April waarin uw het pardon t'geen op mijn verzoek van't Gouvernement voor uw verkregen had, bekend maakte, hebbe tot mijn verwondering dus verre nog geen antwoord. Het wantrouwen daarenteegen dat gij op de Regering had, als of zij haar woord niet zouden houden gelijk gehoord heb, dat uit een Brief van uw zouden blijken; heeft gemaakt dat de Generaal de vryheid aan uw vergunt, van vijlig weeder terug te keeren: weederriep. Dog ik heb niet opgehouden, bevoor ik thans voor de tweedemaal, uw vryheid van de Generaal verkreegen heb; dien ik aan Zwartkopsrivier zijnde, in teegenswoordigheid van Juffrouw Scholtz, ten sterksten er om verzogt. Maar op de volgende voorwaarden: dat gij namentlijk de andere gevlugte moest uitleeveren.

Dog gedraagt uw gerust en laat den in schijn eenen ootmoedigen Brief aan de Regering skryven waarin zij opregt hunne fouten belijden, en vergiffenis verzoekken. Adresseert dien aan mij en ik zal alles int't werk stellen om ook die ongelukkig verleide menschen te red en aan haar famille weeder te geeven, doordien voor neemens ben zelfs int' begin van September Caap waarts

1. Theal, a.w., 56.

te rijden. Diegeene welke aan de Caap zijn, bekennen dat zij door Brieve van de Caapsche Ingezeetenen verleid zijn: wes - weegens Andries Horac en eenen Hamers gevangen zijn en mogelijk zullen op die bekentenis wel weederom eenige vry raaken...... dewyl nu, uit uw gesprek op grafferynet heb kunnen bemerken dat gij achting voor den Godsdienst hebt zo recommandeere ik dezelve aan uw... God wille uw als de middel oorzaak in zijne hand tot de bevordering van dit hijlsaam werk gebruiken, hij schenke uw en degeenen die bij uw zijn de verligting van zijnen geest en doe uw als gij hier zijnen raad zult hebben uitgedient, eens die Erfenis deelagtig worden welke voor gods kinderen is weggelegt.(1

Die brief is saam met Vanderkemp en Edmond gestuur.

---

1. BO 68, 225 - 227.

## 3.5 Ballot en die Sendelinge

Gedurende Maart 1799 het die Londense Sendinggenootskap sy arbeid in Suid - Afrika begin. Die eerste werkers was dr.J.T. van der Kemp, ds. J.J.Kicherer en lekewerkers James Edmonds en William Edwards. Ds. M.C. Vos was onder diegene wat hulle verwelkom het. Dit was ook hy wat vir Edmonds en Edwards op Roodezand georden het.[1]

Van der Kemp en Edmonds het na Kafferland gegaan en probeer om sendingwerk naby Gaika se kraal te begin. Hulle het 'n baie slegte tyd gekies aangesien die Derde Grensoorlog tussen die Xhosas, onder Ndlambe, 'n broerskind van Gaika, en die blankes in Februarie uitgebreek het.[2] In Julie het die Hottentotte hulle by die Xhosas gevoeg en groot ellende vir Graaff - Reinet veroorsaak. Volgens Muller het hulle toe die hele suiderhelfte van die distrik Graaff - Reinet in besit gehad.[3]

Ballot se brief aan Coenraad de Buys maak dus sin. Dit was terwille van die sendelinge wat ds. Ballot as bemiddelaar op - getree het. Hy bewys aan De Buys 'n guns en maak 'n appèl op sy godsdienssin sodat die sendingwerk onder die Xhosas bevorder kon word. Dat De Buys invloed by Gaika gehad het, was nie bloot 'n storie van die Britte nie. Op 7 April 1800 skryf drie burgers van Bruintjieshoogte ( Somerset - Oos ) aan: <u>Mijn Waarde Vrind Coenraad De Buys. Wij Onder Getekende Versoeke u ootmoedig dat U.E. ons togmogte daar een onderregt Van Schrijven Aangaande Van den Koning Ceijka dat van ons ontwegen aan den Koning. Ook</u>

---

1. Theal, <u>a.w.</u>, 68.

2. Cory, <u>a.w.</u>, 87.

3. Muller, <u>500 Jaar S.A. Geskiedenis</u>, 111.

Vanden Hooge regering dat Wij Vrede met hem wilt houden daar Wij tot nogtoe geen onvrede met hem heef...[1] Dit wil dus voorkom of ds. Ballot die sending nie net goedgesind was nie, maar ook gehelp het om dit te bevorder. ( Dit sou ten minste vir ds. Vos verbly het! )

Asof die Van Jaarsveld - oproer en die Grensoorlog nie genoeg was nie het daar ook nog in 1799 n sprinkaanplaag uitgebreek. Dir laat n mens met Cory saamstem as hy sê: Graaff - Reinet seems to have been destined to fight its way into existence through continuous trouble and constant struggle.[2]

Op 25 Desember 1799 stel maj. - gen. Dundas vir H.C.D. Maynier aan as Resident Kommissaris en Superintendent van Openbare Sake ( Resident Commissioner and Superintendent of Public Affairs ) van Swellendam en Graaff - Reinet en beklee hom met dieselfde gesag as die luitenant - goewerneur.[3] Die man wat byna vyf jaar tevore deur die Graaff - Reinetse burgers wegge - jaag was, omdat hulle sy beleid teenoor die Kaffers nie langer kon verkrop nie, was nou weer terug met voldoende mag om oor die wel en wee van sy teenstanders te beskik.[4]

Sir George Yonge het op 18 Desember 1799 n proklamasie uitge - vaardig dat alle burgers aan die Kaap Kolonie die eed van getrouheid moes aflê.[5] Op 6 Januarie 1800 rapporteer maj. - gen. Dundas dat die vrede en orde op Graaff - Reinet nou weer

---

1. BO 69, 419 - 421.
2. Cory, a.w., 38.
3. Theal, Records 111, 3.
4. Scholtz, Die ontwikkeling van Politieke Denke, 374.
5. Theal, Records 111, 2.

herstel is. Daar bestaan ŉ preek fragment, gedateer Januarie 1800, oor Jesaja 3: 10 en 11.[1] Die deel wat behoue gebly het, is die Exordia. Hierin word verwys na Prediker 9:2. Alles is gelyk vir almal; een en dieselfde lot is daar vir die regverdige en die goddelose,...die goeie ewe goed as die sondaar, vir hom wat sweer ewe goed as vir hom wat bang is vir ŉ eed. Daar was sommige lidmate wat die Britse regering goedgesind was, maar ander wou glad nie die eed van getrouheid aflê nie. Die vraag ontstaan of ds. Ballot doelbewus die teks gekies het om die gemeente te beïnvloed.

Op ŉ kerkraadsvergadering gehou op 3 Februarie 1800, word besluit om Maynier geluk te wens met sy aanstelling as Kommis - saris. Verder besluit die kerkraad op 3 Maart 1800 dat hulle die gevorderde eed van getrouheid sal aflê op 9 Maart en dat die landdros dienooreenkomstig ingelig sal word. Dié leraar het sy gemeente oortuig!

Ds. Ballot se bediening op Graaff - Reinet is gekenmerk deur onrus onder die gemeentelede. As staatsamptenaar en evangelie - dienaar was hy nie altyd in ŉ maklike situasie nie. Die grens - boere was individualiste van die voorpos. Hulle het ŉ wil van hulle eie gehad. Hulle was ook nie altyd alte geletterde mense nie. Maynier skryf op 26 Maart 1800 aan Dundas dat dit vir hom moeilik is om bevele uit die Kaap oor te dra. Hy moet alles noukeurig doen, aangesien die bewoners nie kon lees of skryf nie, ten minste baie gebrekkiglik.[2] Van der Watt toon aan

---

1. Ballotversameling BC 132 E
2. Brief in Frans: Vertaal deur dr. Lettie Pretorius - Theal, Records 111, 108.

dat: daar is in 1812 bevind dat byvoorbeeld in die distrik Graaff - Reinet uit die sowat 3400 kinders hoogstens ŉ honderd in geleentheid was om onderwys te geniet.[1] En dan moet onthou word dat die distrik Graaff - Reinet in 1803 deur De Mist kleiner gemaak is met die stigting van die distrik Uitenhage.

Toe ds. Ballot op 27 September 1800 aan die kerkraad bekend maak dat die nuwe kerk op Sondag, 28 September 1800, ingebruik - geneem gaan word, deel hy hulle ook mee dat hy door de Hoge overigheid tot leeraar in eene ander gemeente was aangestelt en dat hy sy afskeidspreek op 26 Oktober sal lewer.[2] Die gemeente moes vir sy trek na die Kaap betaal. Hier ontstaan weer ŉ vraag. Hy sê dat die owerheid hom verplaas het, maar noem nie die naam van sy nuwe standplaas nie. Buitendien sou hy eers in 1802 weer in ŉ vaste betrekking tot ŉ gemeente staan. Sy vrou, Hermingonda van Lil, het hom op Graaff - Reinet ont - val. Dit is moontlik nog ŉ rede waarom hy daar wou wegkom. Hulle dogter, Henrietta Johanna, was toe hoogstens nege jaar oud. Hy het waarskynlik nie kans gesien om haar sonder behoorlike skoolopleiding onder voorposomstandighede te laat grootword nie.

Gedurende 1801 het hy, tesame met ds. Von Manger, vir ds. Borcherds, die konsulent van Drakenstein, gehelp om die preek - diens daar waar te neem. In 1801 is hy getroud met Elisabeth Wilhelmina Cruywagen.

---

1. Van der Watt, Die Ned. Geref. Kerk 1652 - 1824, 60.
2. Resolusieboek Graaff - Reinet.

In korrespondensie wat hy met generaal Craig gevoer het, het hy laat blyk dat hy nie geneë was om na Drakenstein te gaan nie.[1] Toe die Kaap in 1802 weer Hollands word, het die Asiatiese Raad gesê Ballot moes weer teruggaan Asië toe.[2] De Mist het nie saamgestem nie en so is ds. Ballot na Swellendam ge - stuur.

---

1. Immelman notas - Ballotversameling BC 104

2. Spoelstra, Boustowwen 11, 247.

## Hoofstuk 4 Ballot se bediening op Swellendam 1802 - 1803

Ds. Ballot kom in April 1802 in die plek van ds. Von Manger na Swellendam. Hier het hy nie lank gebly nie, want in Mei 1803 word hy na Tulbagh verplaas.

Wat presies op Swellendam gebeur het, is nie duidelik nie. In die Resolusieboek van die kerkraad is daar nie een notule van 'n vergadering wat deur ds. Ballot gehou is nie. Daar is wel 'n notule van 23 Mei 1803, gehou deur ds. Von Manger waaruit blyk dat Ballot skriftelik sowel as mondeling by goewerneur Janssens gevra het dat sy bande met die gemeente losgemaak moet word: Verzoek gedaan door H.W.Ballot, toen fungeerend Leraar deezer Gemynte om van zijnen Dienst in deeze Gemynte ontslaagen, en elders in deeze Volksplantinge gebruijkt te worden...[1]

Ds. Von Manger is tydelik na Swellendam teruggestuur totdat 'n predikant uit Nederland verkry kon word om die pos te vul.

Op Swellendam was daar ook nie 'n pastorie nie. Huishuur van 20 rds. is aan ds. Ballot toegestaan. Oor die huishuur was daar blykbaar 'n dispuut. Drie maande van ds. Ballot se huishuur was agterstallig en burger C.Koerts het dit van die kerkraad geeïs. Hulle het dit betaal. Ballot het ook 'n oortollige kerkklok aan Koerts gegee as 'n deel van die betaling vir bouwerk.

Goewerneur Janssens het ds. Ballot se versoek toegestaan.... beneevens eenige Bidenkingen noopends de beste middelen om Rust

---

1. Resolusieboek Swellendam, 41.

en Eensgezindheid in deeze Gemynte te bewaaren, en de aanzienlike Kerk Schulden te vereffen, aan den Commissaris Generaal by missive van den 16 April a:c: is voorgedraagen; dat den Commissaris Generaal ooreenkomstig't Verzoek van den Predikant Ballot en den blijkbaaren Wensch deezer Gemynte, goedgevonden en verstaan heeft,

Om den Predikant H.W.Ballot van zijnen Preedik Dienst in deeze Gemynte te ontslaan, en deszelfs Tractament te doen ophouden met ult$^{o}$ April a:c: behoudende egter't Gouverment aan zig om van zijnen Dienst elders Gebruijk te kunnen maaken.[1]

Moorrees is van mening dat die feit dat ds. Ballot sy ontslag gevra het en dat Swellendam nie gelukkig was met hom nie, in verband gebring kan word met sy optrede teenoor die burgers van Graaff - Reinet.[2] Swellendam en Graaff - Reinet het elkeen die woelinge van 'n eie nasionalisme beleef. Swellendam, hoewel in simpatie met Graaff - Reinet, het meer geredelik die Britse gesag aanvaar, terwyl Graaff - Reinet, om dit sagkens te stel, nie so maklik kopgegee het nie.

Omdat ds. Ballot, volgens Moorrees, onsimpatiek teenoor die burgers van sy vorige gemeente sou opgetree het, het hy homself die gramskap van die Swellendammers op die hals gehaal. Ober - holzer volg Moorrees se opvatting in hierdie verband.[3] Alheit

---

1. Resolusieboek Swellendam, 41.
2. Moorrees, a.w., 437.
3. Oberholzer, Gedenkboek Tulbagh, 53.

volstaan deur te sê: Die dienstyd van ds. Ballot te Swellendam was egter nie ŉ gelukkige nie - nie vir homself nie en ook nie vir die gemeente nie.(1

Na my mening was Ballot wat opgegroei het in ŉ gevestigde same - lewing, moeg vir die voorposgemeentes soos Graaff - Reinet en Swellendam. Die gemeenskappe was nie net onrustig nie, maar ook bedreig deur Xhosas en Hottentotte. As evangeliedienaar en staatsamptenaar ( die regering het sy salaris betaal ), het die voorposomstandighede hom soms in moeilike situasies laat beland. Hy moes vrede hou met die regering sowel as met sy gemeente. Ds. Ballot het blykens sy groot boekery ŉ premie geplaas op studeerkamerwerk. Ook sy preke getuig van deeglike werk. Die voorposomstandighede met sy onrus was nie hiervoor bevorderlik nie. Daarby was Swellendam, net soos Graaff - Reinet, sonder ŉ pastorie. In beide dorpe het hy ds. Von Manger se kerkbou projekte geërf. Op Graaff - Reinet moes hy spook om die kerk te voltooi en het hy ŉ stryd met die onwillige gemeente gehad om die nodige fondse te vind. In Swellendam was die kerk welis- waar in 1801 voltooi, maar die aansienlike kerkskulde ( waar - oor Janssens self bekommerd was ), sou ds. Ballot se verant - woordelikheid wees. Na Graaff - Reinet het hy sekerlik nie hiervoor kans gesien nie.

---

1. Alheit, Een en ŉ halwe Eeue van Genade, 38.

## Hoofstuk 5 Ballot se bediening in Tulbagh 1803 - 1814

Na ses jaar kom ds. Ballot in 1803 weer in Roodezand aan. Hier - die keer nie weer om tydelik vir drie maande af te los nie, maar om provisioneel hulle leraar te wees.[1] In 1804 word hy permanent aangestel.[2] Hy word herder van dieselfde gemeente waarin hy ses jaar te vore uitgemaak is as ŉ "wolf onder die kudde".

Op 25 Junie 1803 hou hy sy eerste kerkraadsvergadering.[3] De Mist besoek Roodezand op 20 November 1803 en gaan in die pas - torie tuis.[4] Lichtenstein, wat De Mist op die reis vergesel het, gee ŉ mooi beskrywing van Roodezand: In ŉ sirkel wat ge - vorm word deur twee bergreekse lê die Roodezand - vallei. Voor - heen was dit bekend as die land van Waveren. Met die planting van die kolonie was dit die belangrikste plek in die noordelike dele. Die gebied word bewoon deur veertig gesinne (families ). Dis ŉ vrugbare gebied en die koring wat hier verbou word, is die beste in die hele kolonie.

Die eenvoudige kerk is reeds in 1743 opgerig. Naby die kerk is ŉ ry van tien of twaalf huisies. Aan die end van die ry staan die huis van die leraar, die netste en beste huis in die vallei.[5] Hier was geen kerkbouprogram of reusagtige kerkskuld nie. Hier was ten minste ŉ pastorie en dus geen probleem meer met huur - huise nie.

---

1. Oberholzer, a.w., 60.
2. Resolusieboek Tulbagh 4 April 1804 Art. 2
3. Dies. 25 Junie 1803
4. Theal, a.w., 145.
5. Lichtenstein, a.w., 142.

Lichtenstein, die Duitse reisiger, gee ŉ baie gunstige indruk van ds. Ballot: The clergyman is by birth a German, and his name is Ballot. He was educated at the German Universities... His wife, a very mild amiable woman, is one of the best families of the Cape Town; from the kindness and hospitality of both these people their house is one of the most agreeable at which a traveller can be entertained.(1 Hier kon hy hom gerieflik inrig en ŉ ongestoorde lewe voer. Volgens ds. Ballot se testament, opgestel in 1801, was hy die besitter van drie slawe en drie slavinne,(2 t.w. Juny van Bengaalen, Kleine August van de Caab en Willem van de Caab, asook Lucretia van de Caab, Malatie van de Caab en Marie van de Caab.

Oor die inwoners sê Lichtenstein: The inhabitants of Roodezand, owing to their frequent intercourse with the Cape Town, have more of civilization than the distant colonists ( hy was toe al op Swellendam en Graaff - Reinet ), are more active and industrious, and more attentive to their own interests.(3

Hy het egter nie ŉ goeie woord vir ds. Vos, Ballot se voorganger nie. Ook nie vir sekere sendelinge wat hulle in die omgewing gevestig het nie. Die kerkraadsnotules is hier op Tulbagh baie minder noukeurig gehou as op Graaff - Reinet. Die las van die sendelinge en der zelve inkruiping in die gemeente word na De

---

1. Lichtenstein, a.w., 143.
2. COOM 7 / 1 / 67 , 31 en 32.
3. Lichtenstein, a.w., 143.

Mist verwys en instruksies daaromtrent ontvang. 'n Sekere Vorster was een van die sendelinge wat lastig was. Voordat teen hom opgetree kon word, het hy besluit om aan te sluit by 'n sending - genootskap.

Die verhouding tussen ds. Ballot en die landdros, Van de Graaff, was gespanne. Daar het probleme ontstaan toe Van de Graaff die rangorde van die vroue in die kerk volgens die rangorde van Stellenbosch wou hê. Nie die predikant of die kerkraad het hulle aan sy reëling gesteur nie. Ook het die landdros die kerkraad versoek om 'n bank vir die afgetrede heemrade beskikbaar te stel. Die spanning tussen landdros en predikant was deels te wyte aan die Kerkorde van De Mist in 1804.[1 Dit het die Kerk onder - geskik aan die Staat gestel. Die Britse regering het in 1806 hierdie Kerkorde behou en strenge gehoorsaamheid aan die rege - ring geeïs

Dié ongelukkigheid tussen Ballot en Van de Graaff het in 1806 'n hoogtepunt bereik. Sir David Baird, agerende goewerneur, sou Tulbagh besoek en landdros Van de Graaff het op 4 Julie 1806 aan Ballot 'n brief geskryf waarin hy hom opdrag gegee het om die agt perde van Baird te versorg. Ballot het dadelik die land - dros laat weet dat aangesien die besoek op 'n Sondag sou val en dit die betrokke Sondag Nagmaal sou wees, hy nie die perde sal kan versorg nie.[2

---

1. Muller, <u>a.w.</u>, 130.
2. Oberholzer, <u>a.w.</u>, 64.

Hierdie optrede van ds. Ballot is in 'n baie ernstige lig be - skou. Blykbaar is hy as gevolg hiervan in die Kaap aangehou. Op 15 Julie skryf hy aan sir David Baird uit die Kaap om ver - skoning te vra. Dit het egter 'n tweede brief gekos voordat hy toegelaat is om na Tulbagh terug te keer.[1] Die regering se uitgengspunt was dat hy as leier van die gemeenskap die voor - beeld in gehoorsaamheid moes stel.

Die landdros het later weer gekla omdat daar nie Bybels in die banke van die heemrade beskikbaar was nie. Die kerkraad het 'n brief aan die goewerneur geskryf waar gemeld is dat uit de wijze waarop de Landdrost in dit geval zig gedragen heeft blyk dat alleen de toe leg geweest is om mij uit deeze gemeente te ver - wijderen en van Uw Excellenties Protectie te beroven.[2]

In 'n ongedateerde brief aan graaf Caledon maak Ballot melding van 'n verplasing na Swartland. Die brief moes in 1809 geskryf gewees het, want hy sê dat hy van de Drostdije Tulbagh alwaar hy omtrent Zes Jaren zijne gemelde dienst heeft uitgeoefend en zo hy zig durft te vleyen, met genoegen van ieder Vreedzaam Opgezeetene te vertrekken naar de Pastory van Zwartland...[3] Van die verplasing het egter niks gekom nie.

Die geskil is uiteindelik bygelê soos blyk uit die kerkraads - notule van 7 November 1809: Verders de Broeders kennis dragende

---

1. Oberholzer, a.w., 65.
2. Dies., 66.
3. CO 3873 no. 242 / 144.

van de opregte verzoening tusschen den Heer Landdrost en Pre - dicant, betoonden des weegen hun genoegen en besloten om ook in onderlinge Liefde en eensgezindheid voortaan te leven.[1] Die bank vir heemrade is hierna aangeskaf en selfs voorsien van kussings. Ook Bybels is verskaf.

Gedurende 1806 het ds. Ballot huisbesoek in die Bokkeveld gaan doen en gedurende 1812 in die Karoo ( Caroo ). Hy doen gedurende Mei 1812 aansoek vir vier slawe in n brief aan sir John Cradock.[2] Uit n gerojeerde inskrywing in die resolusieboek, gedateer 24 Julie 1812, blyk dit dat twee slawe aan hom toegesê is. Uit dieselfde inskrywing wil dit voorkom asof die kerkraad genader is om klere vir die slawe te verskaf.

Dit lyk asof ds. Ballot se bediening op Tulbagh meer bestendig en gelukkig was as op Graaff - Reinet en Swellendam. Afgesien van die konflik met die landdros en met sommige lidmate wat hulle meer tuisgevoel het by die sendelinge.[3]

Lichtenstein gee ook n beskrywing van die gemeentelike meelewing. Die eredienste is bygewoon deur almal wat nie verder as n half dag te perd van die kerk gewoon het nie. Mense uit die Rogge - veld, Bokkeveld en Hantam het hulle kinders op Roodezand laat doop. They do not, however, make a point of coming for this

---

1. Resolusieboek Tulbagh.
2. CO 3889 398 / 363 22 Mei 1812
3. Lichtenstein, a.w., 143

purpose immediately after the child's birth; they wait till some opportunity presents itself, perhaps till they take a journey to the Cape Town. Both Sundays that we were here, there were as many as four and twenty children baptized, a proof of the flourishing state of population in the colony.[1]

Huwelike is bevestig en belydenis van geloof afgelê. Ten minste een maal ŉ jaar even the most distant of the colonists come to partake of the sacrament of the Lord's Supper.

Ds. Ballot se seun, Johan Stephan Simeon, is op 3 Desember 1804 op Tulbagh gebore. Hy het ook predikant geword en het sy hele bediening, 1827 - 1868 op George gearbei.

In 1812 het sir John Cradock die salaris van alle plattelandse predikante verhoog vanaf 1000 tot 1500 riksdaalders per jaar. Cradock skryf egter in ŉ brief aan die graaf van Liverpool, gedateer 21 Julie 1812, dat daar vier vakante predikantsposte is en the clergyman of Tulbagh and the Zwarberg are so infirm a state of health that their lives are considered to be extremely precarious.[2] Die twee siek predikante was Ballot ( Tulbagh ) en Vos ( Zwartberg ). Cradock het nie oordryf nie. Die laaste vergadering waar ds. Ballot as praeses opgetree het, is gehou

1. Lichtenstein, a.w., 142.

2. Theal, Records Vlll, 471.

op 15 Februarie 1813.[1] Ds. J.Scholtz van Swartland, die kon - sulent, het die daaropvolgende vergaderings gelei! Op 7 Janu - arie 1814 is Hendrik Willem Ballot op Tulbagh oorlede en binne die kerk begrawe. Vanaf 1 Julie 1814 is n pensioen van £27 sterling per jaar aan sy weduwee toegestaan.[2]

So het sy bediening in Suid - Afrika tot n einde gekom. Na aanvanklik onrustige jare op Graaff - Reinet en een ongelukkige jaar op Swellendam, het hy uiteindelik op Tulbagh gevestig. By sy begrafnis voer ds. Scholtz van Swartland die woord. As teks kies hy Heb. 13:7. Gedenkt uwer voorgangeren, die u het woord Gods gesproken hebben: en volgt hun geloof na, aanschouwende de uitkomst hunner wandeling. Hy noem ds. Ballot een getrouw voorganger in deze gemeente; van sulk een ongeveinsd geloof, dat men vry in zyne voetstappen mag wandelen.[3] Treurt vry, o Gemeente van Tulbagh, uwe Kerk heeft eenen man verloren, die een steun was voor het Christendom, een yverige voorstander van waarheid en Godzaligheid, een voorbidder voor u by God, en gy moogt billyk klagen;[4]

Verder wys ds. Scholtz die gemeente daarop dat ds. Ballot die woord suiwer aan hulle verkondig het. Hy spreek ook die piëtiste aan wanneer hy oor ds. Ballot sê: Hy verzon geene beoefening

---

1. Resolusieboek Tulbagh.
2. Theal, Records 35, 51.
3. Zuid Afrikaansch Tydschrift Deel V, no.1, 1828, 3.
4. Dies., 6.

der Godzaligheid naar zyne eigene bevinding, en daarom sprak hy er weinig van, maar het Woord van God was zyn raadsman. Jesus was die begin, midden en einde, dit het zout, de ziel en het leven, dit de kern, pit en kracht van alle zyne prediking.[1]

Op sy sterfbed het hy bely dat hy 'n arme sondaar was en gebid om genade.

---

1. Z.A. Tydschrift..., 8.

## Hoofstuk 6 Ballot as prediker

Daar het gelukkig 'n paar preke en preekfragmente van ds. Ballot behoue gebly.[1] Dit stel ons in staat om 'n kykie te kry op sy preekarbeid. 'n Kenmerk van sy preke is dat hulle logies, beredeneerd en netjies gesistemateseerd is. 'n Mens kry die indruk van deeglikheid wat gegrond is op goeie skoling. Elke preek word as volg ingedeel:

Exordium of voorafspraak

Teksaankondiging

Introductio of inleiding

Die hoofpunte van die preek

Pars Prior

Pars Alter

Applicatio of toepassing.

Een van die volledige preke[2] wat taamlik ongeskonde bewaar gebly het, is 'n voorbereidingspreek, n.a.v. Jesaja 57:15. Die preek val uiteen in twee hoofgedagtes wat aan die teks ontleen is. Eerstens gaan dit om God wat sekere beloftes aan Sy volk maak. Die tweede gedagte handel oor die beloftes self. Dit is 'n baie lang preek, maar die teks word goed uitgeput. Groot nadruk word op die heiligheid van God gelê in teenstelling met die sondige mens. Daar gaan 'n baie duidelike appèl uit na die hoorder. Die preek is nugter en nie sentimenteel nie. In die toepassing spreek hy die gemeente direk aan. Die toepassing hang nie in die lug nie.

---

1. Ballotversameling, U.K.

2. BC 104 Bl.1

ŉ Ander preek[1] n.a.v. 2 Petrus 3:13, handel oor die nuwe hemel en die nuwe aarde. Dit verskil van die vorige een in die sin dat die redenasie baie meer ingewikkeld is. Tog is dit nog steeds evangelies ten spyte daarvan dat hy die moont - likheid opper dat die nuwe aarde ŉ heeltemal ander planeet mag wees. Iets moois wat in hierdie preek na vore kom, is Ballot se beelding en beskrywing. Hieruit blyk dat hy gevoel gehad het vir woordkuns. Trouens in sy boekery was die poësie goed verteenwoordig.

Hendrik Willem Ballot het gereformeerde teologie bedryf. In die lig van sy behoue preke is dit duidelik dat ds. Scholtz van Swartland nie oordryf het toe hy van Ballot se prediking die volgende gesê het nie: Hy heeft het woord van God gesproken, dat was de noordstar, waar naar hy zynen koers rigtede, de de toetsteen ( sic ) waardoor hy het ware en valsche, het goede en kwade van een schifte.[2]

1. BC 104 Bl.3

2. Z.A. Tydschrift..., 8.

## Hoofstuk 7 Ballot as bibliofiel

Toe Ballot vyftien jaar oud was, het hy ŉ klompie uitgesoekte boeke van sy vader ontvang.[1] Dit was waarskynlik die begin van sy boekery. Volgens Immelman het hy ŉ aansienlike aantal boeke besit.[2] Die huidige Ballotversameling bestaan uit on - geveer 900 werke. Dit is die oorblyfsels van die gesamentlike boekerye van H.W.Ballot, sy seun J.S.S.Ballot en J.J.Kicherer.[3] Na raming het hierdie oorspronklike versameling tussen 2000 en 3000 boeke bevat.[4]

Die Ballot boekery is belangrik nie net vir die kerkgeskiedenis nie, maar ook vir die Suid - Afrikaanse biblioteekwese. Daaruit kan ŉ mens ŉ idee kry van die soort boeke wat ŉ plattelandse predikant van die 18$^{e}$ en 19$^{e}$ eeu besit het. In ŉ aantal boeke is Ballot se naam geskryf. Ander kan slegs op grond van die datum van uitgawe as syne geïdentifiseer word. Die versameling dek ŉ uitgebreide belangstellingsveld. Onder die teologiese werke is daar onder andere:

Trommius se Volkomene Nederlandse Concordantie beide Ou en Nuwe Testament.
Calvyn se Institusie ( 1617 ) asook sy Psalmkommentaar (1578 )
Hellenbroek se kommentaar oor Hooglied in twee dele.
Hierby kom nog sowat twintig preekbundels asook werke oor die Joodse oudheidkunde en ŉ paar bundels kerkliedere.

---

1. Inskripsie in Gnaden Wahl der Kinder Gottes, Laurentius Klimpkium. Liber praedestinatio ab patre meo acceptus 1782.
2. Immelman, Kaapse Bibliofiele, 87.
3. Kicherer was J.S.S. se skoonvader.
4. Original Catalogue.

Klassieke skrywers soos Cicero, Catulus en Ovidius ontbreek nie, terwyl Vondel se Lucifer ( 1654 ) en Poëzy ( 1682 ) ook op die rakke pryk. Selfs Gulliver se reise is daar. Benewens 'n aantal woordeboeke is daar 'n groot hoeveelheid reisbeskrywings en geskiedenisboeke. Politieke werke bly nie uit nie. So is daar Kleine Katechismus der Vryheid, 'n patriotgeskrif van 1784 en ook 'n boek oor die Franse Revolusie.

Omdat boeke destyds aan die Kaap skaars en duur was, het die gebruik ontstaan om boeke met die hand oor te skryf. Hiervan is daar in die Ballotversameling ook voorbeelde. Die Duitse werk, Die Salige Hinfahrt der Frommen in ihre Ruhe is in Nederlands vertaal en met die hand oorgeskryf onder die titel, De Salige Uijtvaart der Vroomen in haare Ruste.Dit is 'n boek waarin die sterfbedgeskiedenisse van kinders verhaal word. Immelman meen dat Ballot die vertaling gedoen het sodat sy gemeentelede op Graaff - Reinet dit kon gebruik.(1

Daar is ook nog 'n kookboek, Aaltje, de Volmaakte en zuinige Keukenmeid en die Practicaal geneeskundig Hand Boek.

1. Oorgeskrewe Boeke as 'n Vroeë Soort Leesstof, 297.

## Hoofstuk 8 ʼn Evaluering van Ballot se bediening

Hendrik Willem Ballot was ʼn man wat uit ʼn gevestigde Europese samelewing gekom het. Daarby was hy intellektueel begaafd en ʼn man wat ʼn premie geplaas het op studeerkamerwerk soos sy preke en boekery bewys.

Hy was ʼn evangeliedienaar wat die woord van God vooropgestel het. Prof. T.N. Hanekom is ook van mening dat hy ʼn goeie dominee was.[1] Die manier waarop hy egter die notules van kerkraadsvergaderings gehou het, laat blyk dat hy as dit by administratiewe sake gekom het, nie so nougeset was nie.

Sy vroeë bediening staan in die teken van tydelikheid. Eers drie maande op Tulbagh as aflos vir ds. Vos. Daarna op Graaff - Reinet op voorwaarde dat die gemeente ʼn kerk en pastorie voorsien. Die ongelukkige jaar op Swellendam asook sy aanstel - ling op Tulbagh is aanvanklik provisioneel. Later word dit ʼn vaste aanstelling.

Hy het in Suid - Afrika aangekom en gewerk in ʼn pionierstyd - perk wat gekenmerk is deur onrustigheid en politieke woelinge. Die land het drie maal van regering verwissel. Die omstandig - hede was alles behalwe die rustige gevestigde wêreld waaruit hy gekom het.

---

1. Persoonlike mededeling aan my gemaak.

ŉ Mens kry tog die indruk dat hy sy plig gedoen het en dat hy ŉ ywer vir die evangelie gehad het. Hy het sy bydrae ge - lewer tot die vestiging van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid - Afrika. In Graaff - Reinet het hy met groot moeite die kerkbouprojek voltooi. Hy het miskien nie altyd daarin geslaag om te ontsnap van die feit dat alhoewel hy evangelie - dienaar was, hy ook staatsamptenaar was nie.

In Graaff - Reinet het hy sy bes gedoen om regering en gemeen - skap te versoen en tot ŉ sekere mate daarin geslaag. Op Swel - lendam het hy sowel as die gemeente versoek dat die bande los - gemaak moes word. Hy het nie daarin geslaag om hom heeltemal te vereenselwig met die mense van die voorpos met hulle voor - posmentaliteit nie.

Op Tulbagh het hy moeilikheid gehad met die landdros en die piëtistiese element in die gemeente. Miskien was hy sy tyd vooruit of bloot te intellektueel vir die gemeentes. Dis moeilik om te sê. Hy het die evangelie suiwer verkondig en die Woord vooropgestel in ŉ tyd toe dit nodig was. Alhoewel hy nie altyd foutloos opgetree het nie, kan ek nie met ds. Vos saam - stem dat hy ŉ wolf onder die kudde was nie. Dat sy bediening in Suid - Afrika nie sonder skaduwee kante is nie, is duidelik, maar ek kan nie sê dat dit ŉ algehele mislukking was nie.

Bibliografie

Boeke

Alheit, W A — Een-en-'n-halwe Eeu van Genade
Gedenkboek van die Ned. Geref.
Gemeente Swellendam.
N G Kerkpers, Woodstock.

Boëseken, A J — Ballot, Hendrik Willem
Standard Encyclopaedia of Southern Africa Vol 2
Nasionale Boekhandel 1970

Cory, G E — The Rise of South Africa
Longman's, Green and Co 1921

De Bie, J P en Loosjes, J — Biographisch Woordenboek van Protestantse Godgeleerden in Nederland
's Gravenhage

De Villiers, C C en Pama, C — Geslagregisters van die ou Kaapse Families Deel 1
Balkema 1966

Dreyer, A — Boustowwen 111

Eeufeest Album in herinnering aan het honderdste jaarfees van de Nederduitsch Gereformeerde Kerk in Zuid Afrika 2/11/1824 - 2/11/1924
Kaapstad

Engelbrecht, S P . *Die Kaapse Predikante van die Sewentiende en Agtiende Eeu*
H.A.U.M. Kaapstad 1952

Henning, C G *Graaff - Reinet a Cultural History*
T V Bulpin Kaapstad 1975

Immelman, R F M *Ballot, Heinrich Wilhelm* in Suid - Afrikaanse Biografiese Woordeboek
Deel 1
Nasionale Boekhandel 1968

*Original Catalogue of the Private Library of the Ballot Family*
U.C.T. Libraries 1961

Lichtenstein,Henry *Travels in Southern Africa in the years 1803, 1804, 1805 and 1806*
Vol 1 Translated by Anne Plumptre
London 1812

Macartney, Earl George *Cape of Good Hope 1798*
Microfiche copy supplied by the Archives and Papers Division of the University of the Witwatersrand Library from the original manuscript in the Oppenheimer Library

Moorrees, A — Die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid - Afrika 1652 - 1873
S.A. Bybelvereniging Kaapstad 1937

Muller, C F J — 500 Jaar Suid - Afrikaanse Geskiedenis
Tweede Hersiene Uitgawe
Goodwood 1977

Oberholzer, J A S — Gedenkboek N.G. Gemeente Tulbagh ( Roodezand, Waveren ) 1743 - 1943
Paarl

Scholtz, G D — Die Ontwikkeling van die Politieke Denke van die Afrikaner. Deel 1 1652 - 1806
Voortrekkerpers 1967

Spoelstra, C — Boustoffen voor de Geschiedenis der N.G.Kerken in Suid - Afrika. Deel 11
Amsterdam Kaapstad 1907

Theal, G M — History of South Africa from 1795 - 1872 Vol 1
Fourth Edition London 1915

Records of the Cape Colony
Volume 1
Volume 2
Volume 3
Volume 8
Volume 35

Van Broekhuizen, H D — Die Wordingsgeskiedenis van die Hollandse Kerke in Suid Afrika 1652 - 1804
H.A.U.M. Kaapstad 1922

Van der Watt, P B — Die Nederduitse Gereformeerde Kerk 1652 - 1824
Pretoria 1976

Vos, M C — Merkwaardig Verhaal
Höverker Amsterdam 185o

Tydskrifartikels

Dreyer, A — Twee Predikante Ballot; Vader en Seun Die Vader ( Die Huisgenoot 15 Feb.1924)

Immelman, R F M — Oorgeskrewe Boeke as 'n Vroeë Soort Leesstof 1700 - 1870
( S.A. Libraries 38 (5) April 1971)

Kaapse Bibliofiele en hulle boeke in die 18e eeu
( S.A. Libraries 19 (4) 1952 )

Die ontluiking van die biblioteek gedagte in Suid - Afrika
( Tydskrif vir Wetenskap en Kuns Xll (1) April 1953 )

Scholtz, J — Leerrede te Tulbagh uitgesproken in het jaar 1814 by het afsterven van den Wel - Eerw. Heer Ballot ( Zuid Afrikaansch Tydschrift Deel V (1) 1828 )

Argief bronne

Kerkargief

Resolutieboek Graaff - Reinet

Resolutieboek Swellendam

Resolutieboek Tulbagh (Roodezand )

Staatsargief

1 / GR

10 / 40 Letters to the Landdrost

12 / 1 Letters from private persons and Veldwagtmeesters

B O 68 Archives of the First British Occupation

B O 69 Dies.

C O 3873 Requests

C O 3889 Requests

C O O M 7 / 1 / 67 Wills and Testaments

Ballotversameling Universiteit Kaapstad

Immelman notas B C 104

B C 104 A 12.1 Four Churches in Graaff - Reinet

A 12.2 Four Churches in Graaff - Reinet

A 12.3 The Dutch Reformed Church in Graaff - Reinet

B C 104 B 1.1 Predikatien

B 1.3 Predikatien

B C 132 E Exordia

Privaatnotas

Hamnan, K Indentifikasie van Eerste Kerkgebou Graaff - Reinet